WIKIPEDIA

# Georgies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Georgiërs.*

**Georgies** (ქართული ენა, *kartoeli ena*) is 'n Kartweliese taal wat deur sowat 4,3 miljoen mense in Georgië, Armenië, Azerbeidjan, Griekeland, Iran, Rusland en Turkye gepraat word. Georgies is die amptelike taal van Georgië.

Die taal word in drie unieke skrifte, die Georgiese skrifte, geskryf. Dit is die letterkundige taal van al die streeksubgroepe van die Georgiërs, ook dié wat ander Kartweliese tale praat: die Swan, Megreliërs en Laz.

| Georgies<br>ქართული ენა, *kartoeli ena* | |
|---|---|
| Gepraat in: | Georgië<br>Armenië<br>Azerbeidjan<br>Griekeland<br>Iran<br>Rusland<br>Turkye |
| Gebied: | Kaukasus |
| Totale sprekers: | 4,3 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Kartwelies<br>**Georgies** |
| Skrifstelsel: | Georgiese skrifte |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Georgië |
| Gereguleer deur: | Instituut van Georgies |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `ka` |
| ISO 639-2: | `kat` |
| ISO 639-3: | `kat (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=kat)` |

## Inhoud

# Klassifikasie



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Georgies is die algemeenste van die Kartweliese tale; die familie sluit ook in Swan, Megrelies (hoofsaaklik gepraat in Noordwes-Georgië) en Laz (aan die Swartsee-kus van Turkye).

# Dialekte

Dialekte van Georgies kom voor in Imereti, Ratsja-Letsjchoemi, Goeria, Adjara, Imerkhevi (in Turkye), Kartli, Kacheti, Saingilo (in Azerbeidjan), Toesjeti, Chewsoereti, Chewi, Psjawi, Fereidan, Mtioeleti en Mescheti.

# Geskiedenis

Die geskiedenis van Georgië kan verdeel word in:

- Oud-Georgies: 4de/5de-8ste eeu
- Klassieke Oud-Georgies: 9de–11de eeu
- Middel-Georgies: 11de/12de–17de/18de eeu
- Moderne Georgies: 17de/18de eeu tot hede[2]




Etniese kaart van die Kaukasus-streek

Georgies en die ander Kartweliese tale stam af van ’n gemeenskaplike Proto-Kartwelies. Georgies het as ’n aparte taal ontstaan in die 1ste millennium v.C. in Iberië. Die vroegste verwysing na gesproke Georgies was waarskynlik in die 2de eeu n.C. deur die Antieke Romeinse grammatikus Marcus Cornelius Fronto: Fronto stel hom voor hoe die Iberiërs keiser Markus Aurelius aanspreek in hul "onverstaanbare taal".[3]

Die ontwikkeling van Georgies in ’n geskrewe taal was ’n gevolg van die volk se kerstening in die middel van die 4de eeu. Die nuwe letterkundige taal is gevorm in ’n reeds goed gevestigde kulturele infrastruktuur en het die funksies, gebruike en status van Aramees, die letterkundige taal van die heidense Georgië, en van die nuwe nasionale godsdiens vermeng.[2] Georgies het ’n ryk letterkundige tradisie; die oudste letterkundige geskrif wat behoue gebly het, is die 5de-eeuse *Martelaarskap van die Heilige Koningin Sjoesjanik* (Georgies: წამებაჲ წმიდისა შუშანიკისი დედოფლისაჲ, *Tsamebai tsmidisa Sjoesjanikisi dedoplisai*) deur Iakob Tsoertaweli.

In die 11de eeu het Middel-Georgies ontstaan – die letterkundige taal van die Middeleeuse Koninkryk van Georgië. Die nasionale heldedig *Die Ridder in die Luiperdvel* (Georgies: ვეფხისტყაოსანი, *Wepchistkaosani*) deur Sjota Roestaweli dateer uit die 12de eeu.

In 1629 is die *Alphabetum ibericum, sive georgianum: cum Oratione* ("Iberiese of Georgiese Alfabet met Gebede") gedruk[4] en dit het die era van Moderne Georgies ingelui.

# Fonologie

## Konsonante

Die simbole is dié van die IFA, gevolg deur die Georgiese letter.

Georgiese konsonante[5]

| | | Labiaal | Dentaal/ alveolaar | Postalveolaar | Velaar | Uvulaar | Glottaal |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Nasaal** | | m მ | n ნ | | | | |
| **Plosief** | geaspireer | pʰ ფ | tʰ თ | | kʰ ქ | | |
| | stemhebbend | b ბ | d დ | | ɡ გ | | |
| | ejektief | pʼ პ | tʼ ტ | | kʼ კ | qʼ ყ | |
| **Affrikatief** | (geaspireer) | | t͡s ც | t͡ʃ ჩ | | | |
| | stemhebbend | | d͡z ძ | d͡ʒ ჯ | | | |
| | ejektief | | t͡sʼ წ | t͡ʃʼ ჭ | | | |
| **Frikatief** | stemloos | | s ს | ʃ შ | x [1] ხ | | h ჰ |
| | stemhebbend | v ვ | z ზ | ʒ ჟ | ɣ [1] ღ | | |
| **Roties** | | | r რ | | | | |
| **Lateraal** | | | l ლ | | | | |

1. Menings verskil oor hoe om /x/ en /ɣ/ te klassifiseer; Aronson (1990) klassifiseer hulle as postvelare, Hewitt (1995) meen hulle wissel tussen velare en uvulare na gelang van die konteks, en ander taalkundiges behandel die foneme as net velare. Daar is ook meningsverskil oor die aspirasie van /t͡s, t͡ʃ/.

## Klinkers

Klinkers[6]

| | Voor | Agter |
|---|---|---|
| **Toe** | i ი | u უ |
| **Middel** | ɛ ე | ɔ ო |
| **Oop** | a~ɑ ა | |

## Prosodie

Prosodie in Georgies word bepaal deur klem, intonasie en ritme. Klemme is baie swak en taalkundiges verskil oor waar in woorde dit lê.[7] Jun, Vicenik en Lofstedt meen die Georgiese klem en intonasie is die gevolg van stoottone op die eerste lettergreep van ’n woord en naby die einde van die frase.[8] Die lettergrepe word min of meer ewe lank uitgespreek.

## Fonotaktiek

Georgies bevat baie "harmonieuse lettergroepe" wat bestaan uit twee konsonante van dieselfde tipe (stemhebbend, stemloos of ejektief) en wat feitlik gelykertyd uitgespreek word, byvoorbeeld **ბგერა** *bgera* ("klank"), **ცხოვრება** *cxowreba* ("lewe") en **წყალი** *c'q'ali* ("water").[9] Daar is ook dikwels groter groepe konsonante, tot ses of meer agtermekaar, soos in მწვრთნელი *mts'vrtneli* ("instrukteur").

## Skryfstelsel

Volgens die 11de-eeuse skrywer Leonti Mroveli is die eerste Georgiese alfabet in die 3de eeu v.C. geskep deur die eerste koning van Iberië, Parnawaz. Die eerste voorbeelde van die Georgiese skrif dateer egter uit die 5de eeu n.C.

ქართული

Die woord vir Georgies (*Kartuli*) geskryf in die Georgiese alfabet

Drie verskillende skrifte is deur die geskiedenis vir Georgies gebruik. Tans oorheers een, mchedroeli ("militêr"). Dit het 33 letters wat algemeen gebruik word en sowat vyf wat verouderd is. Die letters stem ooreen met die foneme in Georgies.

Die ander twee skrifte is meestal net van belang vir geleerdes vir die lees van historiese dokumente. Hulle is Asomtawrowli ("hoofletters") en Noeschoeri ("kleinletters"). Hulle word in die Georgies-Ortodokse en Apostoliese Kerk saam gebruik vir die skryf van hoof- en kleinletters en staan saam bekend as Choetsoeri ("priestersalfabet").




Georgiese padteken in Georgië

# Grammatika

### Morfologie

- Georgies is ’n saamklewende taal. Voor- en agtervoegsel word saam gebruik om ’n woord op te bou. In sommige woorde is tot agt morfeme. ’n Voorbeeld is die woord *agesjenebinat* ("julle het gebou"). Dit kan in agt dele opgdeel word: *a-g-e-sjen-eb-in-a-t*. Elke morfeem hier dra by tot die betekenis van die werkwoord se tyd of die persoon wat die aksie verrig. ’n Werkwoord kan ook morfeme insluit wat beide die onderwerp en voorwerp verteenwoordig.

#### Morfofonologie

- In Georgiese morfofonologie is die verlies van sekere klanke in die middel van die woord algemeen. Wanneer die agtervoegsel (veral die meervoudvoegsel -*eb*-) aan ’n woord gelas word wat óf "a" óf "e" in die laaste lettergreep bevat, gaan dié letter in die meeste woorde verlore. So beteken *megobari* "vriend". "Vriende" word uitgespreek *megobrebi*; die "a" gaan verlore.

#### Verbuiging

- Georgies het sewe naamvalle: nominatief, ergatief, datief, genitief, instrumentaal, adverbiaal en vokatief. Hoewel die onderwerp van die sin gewoonlik nominatief is en die voorwerp akkusatief of datief, word dit in Georgies soms omgeruil, na gelang van die werkwoord. Dit word die "datiewe kunstruksie" genoem. In die verlede tyd van oorganklike werkwoorde en in die teenswoordige tyd van die werkwoord "weet" is die onderwerp in die ergatiewe naamval.

### Sinsbou

- Georgies is ’n taal wat na links vertak: byvoeglike naamwoorde kom voor selfstandige naamwoorde, besitlike voornaamwoorde kom voor besittings, voorwerpe kom gewoonlik voor werkwoorde en agtersetsels word gebruik in plaas van voorsetsels.
- Elke agtersetsel, of dit ’n agtervoegsel of ’n aparte woord is, bepaal die naamval van die selfstandige naamwoord. Dit stem ooreen met die gebruik in baie Indo-Europese tale soos Duits, Latyn en Russies.
- In Georgies word voornaamwoorde (as onderwerp en voorwerp) dikwels uitgelaat, behalwe om dit te beklemtoon of onduidelikheid uit te skakel.
- In ’n studie deur Skopeteas et al. is gevind dat die Georgiese woordorde geneig is om die fokus (wat oor ’n tema gesê word) van ’n sin net voor die werkwoord te plaas en die tema (waaroor gepraat word) net voor die fokus. Die woordorde onderwerp-voorwerp-werkwoord is algemeen in idiomatiese uitdrukkings en wanneer die fokus van die sin op die voorwerp is. Die woordorde onderwerp-werkwoord-voorwerp is algemeen wanneer die fokus op die onderwerp is en in lang sinne. Sinne wat met die voorwerp begin of met die woordorde voorwerp-werkwoord-onderwerp is ook moontlik, maar minder algemeen.
- Die taal het geen geslag nie; selfs voornaamwoorde is geslagsneutraal.
- Georgies het nòg bepaalde nòg onbepaalde lidwoorde; dus is "boom", " ’n boom" en "die boom" byvoorbeeld dieselfde.

# Woordeskat

Georgies het ’n uitgebreide woordboustelsel. Deur die stam van ’n woord te gebruik, kan baie ander woorde gevorm word deur die toevoeging van voor- en agtervoegsels. Van die stam *-kartw-* kan die volgende woorde byvoorbeeld gevorm word: *Kartw**eli*** (’n Georgiër), *Kart**oeli*** (Georgies) en ***Sa**kartw**elo*** (Georgië).

Die meeste Georgiese vanne eindig op *-dze* ("seun") (Wes-Georgië), *-sjwili* ("kind") (Oos-Georgië), *-ia* (Wes-Georgië, Samegrelo), *-ani* (Wes-Georgië, Swaneti), *-oeri* (Oos-Georgië), ensovoorts. Die uitgang *-eli* dui op adellike herkoms, soos *de* in Frans, *von* in Duits en *-ski* in Pools.

Georgies het ’n vigesimale telstelsel, wat gebaseer is op die getal 20, soos in Baskies en Frans. Om ’n getal groter as 20 en kleiner as 100 uit te druk, word die aantal 20's eers genoem en dan die res van die getal. So is 93 byvoorbeeld ოთხმოცდაცამეტი (*otch-m-ots-da-tsamet'i*, letterlik "vier-twintigs-en-dertien).

Een van die belangrikste Georgiese woordeboeke is die Verklarende Woordeboek van die Georgiese Taal (Georgies: ქართული ენის განმარტებითი ლექსიკონი). Dit bestaan uit agt volumes en sowat 115 000 woorde. Dit is tussen 1950 en 1964 uitgegee deur ’n span taalkundiges onder leiding van Arnold Tsjikobawa.

# Voorbeelde

## Woordvorming

Soos reeds genoem, word voor- en agtervoegsels by ’n stam gevoeg om ’n woord te vorm. Voorbeeld:

- Van die stam *-ts'er-* ("skryf") kan die woorde ***ts'er**ili* ("brief") en *m**ts'er**ali* ("skrywer") gevorm word.
- Van die stam *-tsa-* ("gee") die woord *gada**ts**ema* ("uitsaai").
- Van die stam *-tsda-* ("probeer") die woord *gamo**tsd**a* ("eksamen").
- Van die stam *-gaw-* ("lyk") die woorde *ms**gaw**si* ("eenders") en *ms**gaw**seba* ("ooreenkoms").
- Van die stam *-šen-* ("bou") die woord ***šen**oba* ("gebou").

- Van die stam *-tsch-* ("bak") die woord ''nam**tsch**wari *("koek").*
- Van die stam *-tsiw-* ("koud") die woord *ma**tsiw**ari* ("yskas").
- Van die stam *-pr-* ("vlieg") die woorde *twitm**pr**inawi* ("vliegtuig") en *a**pr**ena* ("opstyging").

Werkwoorde kan ook van selfstandige naamwoorde afgelei word:

- Van die selfstandige naamwoord *-omi-* ("oorlog") die werkwoord ***om**ob* ("oorlog voer").
- Van die selfstandige naamwoord *-sadili-* ("middagete") die werkwoord ***sadil**ob* ("middagete eet").
- Van die selfstandige naamwoord *-sachli-* ("huis") die werkwoord *gada**sachl**eba* ("trek").

Werkwoorde kan ook van byvoeglike naamwoorde afgelei word:

- Van die byvoeglike naamwoord *-ts'iteli-* ("rooi") die werkwoord *ga**ts'itl**eba* ("bloos").
- Van die byvoeglike naamwoord *-brma* ("blind") die werkwoord *da**brma**weba* ("verblind").
- Van die byvoeglike naamwoord *-lamazi-* ("mooi") die werkwoord *ga**lamaz**eba* ("mooi word").

## Opeenhoping van konsonante

Talle woorde in Georgies begin met twee of meer agtereenvolgende konsonante. Voorbeelde is:

- Twee konsonante:
  - **წყ**ალი, (***ts'q'**ali*), "water"
  - **სწ**ორი, (***sts'**ori*), "reg"
  - **რძ**ე, (***rdz**e*), "melk"
  - **თმ**ა, (***tm**a*), "hare"
  - **მთ**ა, (***mt**a*), "berg"
  - **ცხ**ენი, (***tskh**eni*), "perd"
- Drie konsonante:
  - **თქვ**ენ, (***tkv**en*), "julle"
  - **მწვ**ანე, (***mts'v**ane*), "groen"
  - **ცხვ**ირი, (***tskhv**iri*), "neus"
  - **ტკბ**ილი, (***t'k'b**ili*), "soet"
  - **მტკ**ივნეული, (***mt'k'**ivneuli*), "seer"
  - **ჩრდ**ილოეთი, (***črd**iloeti*), "noord"
- Vier konsonante:
  - **მკვლ**ელი, (***mk'vl**eli*), "moordenaar"
  - **მკვდ**არი, (***mk'vd**ari*), "dood"
  - **მთვრ**ალი, (***mtvr**ali*), "dronk"
  - **მწკრ**ივი, (***mts'k'r**ivi*), "ry"
- Ses konsonante:
  - **მწვრთნ**ელი, (***mts'vrtn**eli*), "instrukteur"

# Voorbeeld uit die taal

Artikel 1 van die Verenigde Nasies se Universele Verklaring van Menseregte in Georgies:

ყველა ადამიანი იბადება თავისუფალი და თანასწორი თავისი ღირსებითა და უფლებებით. მათ მინიჭებული აქვთ გონება და სინდისი და ერთმანეთის მიმართ უნდა იქცეოდნენ ძმობის სულისკვეთებით.

- Transliterasie:

Kwela adamiani ibadeba tawisoepali da tanastsori tawisi ghirsebita da oeplebebit. Mat minitsjeboeli akwt goneba da sindisi da ertmanetis mimart oenda iktseodnen dzmobis soeliskwetebit.

- Vertaling:

Alle menslike wesens word vry, met gelyke waardigheid en regte, gebore. Hulle het rede en ’n gewete en behoort in die gees van broederskap teenoor mekaar op te tree.[10]

# Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Georgian" (http://www.ethnologue.com/language/kat) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200504235001/https://www.ethnologue.com/language/kat) vanaf die oorspronklike op 4 Mei 2020. Besoek op 18 Oktober 2015.
2. (en) Tuite, Kevin, "Early Georgian", bl. 145-6, in: Woodard, Roger D. (2008), *The Ancient Languages of Asia Minor*. Cambridge University Press, ISBN 0-521-68496-X
3. (en) Braund, David (1994), *Georgia in Antiquity; a History of Colchis and Transcaucasian Iberia, 550 B.C. – A.D. 562*, bl. 216. Oxford University Press, ISBN 0-19-814473-3
4. (en) "Iberian or Georgian Alphabet with Prayers - World Digital Library" (http://www.wdl.org/en/item/315/). Besoek op 23 Mei 2013.
5. (en) Shosted & Shikovani (2006:255)
6. (en) Shosted & Chikovani (2006:261)
7. (en) Aronson (1990:18)
8. (en) Jun, Vicenik & Lofstedt (2007)
9. (en) Aronson (1990:33)
10. (en) Georgiese alfabet (http://www.aboutgeorgia.ge/language/alphabet.html)


# Bibliografie


- Aronson, Howard I. (1990), *Georgian: a reading grammar* (second ed.), Columbus, OH: Slavica
- Zaza Aleksidze. *Epistoleta Tsigni*, Tbilisi, 1968, 150 pp
- Korneli Danelia, Zurab Sarjveladze. *Questions of Georgian Paleography*, Tbilisi, 1997, 150 pp (in Georgies met ’n opsomming in Engels)
- Hewitt, B. G. (1995), *Georgian: a structural reference grammar*, Amsterdam: John Benjamins
- Hewitt, B. G. (1996), *Georgian: a Learner's Grammar*, Londen: Routledge
- Pavle Ingorokva. Georgian inscriptions of antique.- Bulletin of ENIMK, vol. X, Tbilisi, 1941, pp. 411–427 (in Georgies)
- Jun, Sun-Ah; Vicenik, Chad; Lofstedt, Ingvar (2007), "Intonational Phonology of Georgian" (http://www.linguistics.ucla.edu/people/grads/lofstedt/Georgian-intonation-WPP-106.pdf), *UCLA Working Papers in Phonetics* (106): 41–57, http://www.linguistics.ucla.edu/people/grads/lofstedt/Georgian-intonation-WPP-106.pdf
- Kiziria, Dodona (2009), *Beginner's Georgian with 2 Audio CDs*, New York: Hippocrene, ISBN 0-7818-1230-5

- Kraveishvili, M. & Nakhutsrishvili, G. (1972), *Teach Yourself Georgian for English Speaking Georgians*, Tbilisi: The Georgian Society for Cultural Relations with Compatriots Abroad
- Price, Glanville (1998), *An Encyclopedia of the Languages of Europe*, Blackwell
- Shosted, Ryan K.; Vakhtang, Chikovani (2006), "Standard Georgian", *Journal of the International Phonetic Association* **36** (2): 255–264, doi:10.1017/S0025100306002659 (https://dx.doi.org/10.1017%2FS0025100306002659)


## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Georgies.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Georgies.
- Georgies-Engels en Engels-Georgies, aanlyn (http://www.translate.ge)
- Engels-Georgies, Duits-Georgies en Russies-Georgies (http://czudovo.info/list.php?what=1&ln=ka&in=from_en)
- Engels-Georgies (http://www.georgianweb.com/language/dictionary/index.html)

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4124679-2 (https://d-nb.info/gnd/4124679-2) · LCCN: sh85054242 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85054242) · NDL: 00562661 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00562661) · NKC: ph114924 (https://aleph.nkp.cz/F/?func=find-c&local_base=aut&ccl_term=ica=ph114924&CON_LNG=ENG) |